# Peer Review Declaration

The Publisher (AOSIS) endorses the South African 'National Scholarly Book Publishers Forum (NSBPF) Best Practice for Peer Review of Scholarly Books'. The manuscript was subjected to rigorous two-step peer review prior to publication, with the identities of the reviewers not revealed to the author(s). The reviewers were independent of the publisher and/or authors in question. The reviewers commented positively on the scholarly merits of the manuscript, and recommended that the manuscript be published. Where the reviewers recommended revision and/or improvements to the manuscript, the authors responded adequately to such recommendations.

## Research Justification

In 2017 we celebrate for the 500th time the Reformation of the church. The authors want to ensure that there is also a contribution in Afrikaans in this important year. The central themes of Reformation theology are discussed. Reformation theology did not end with the contributions of Luther and Calvin, and one of the authors therefore, reflects with one of the greatest theologians alive, Jürgen Moltmann, on theology and life. In the recent past, scholars such as Ebeling and Van Selms, made valuable contributions that could be used in present-day discussions on church matters and political challenges. This book is proof that these older contributions are still important for in-depth reflections on complex theological questions. This book is also an exhibition of present-day theological research at the University of Pretoria. A diversity of opinions are tolerated, with the knowledge that there is a common love for our Reformation heritage.

The book follows the internationally accepted research methodology in the field of historic theology. The classical texts of the reformers, such as Luther and Calvin, are researched in the original and made accessible to the Afrikaans readership. The book is witness to the fact that we have valuable contributions to Reformation theology coming from the recent past. The contributions are also analysed within their original historic setting and hermeneutically actualised for present-day church matters.

This book is an important contribution to the Afrikaans reception of Reformation theology. For the first time, important enunciations of the reformers (especially Luther) are provided in Afrikaans with the original texts in footnotes. For the first time Adrianus Van Selms' catechetical handbook, that was recently discovered in an archive, is brought into the academic discussion. As South Africans, we struggle with issues such as gender, marriage, the political role of the church and interreligious relationships. It is clear, from this research, that the older European debates are helpful in bringing depth to our contextual debates.

The target audience of the book is primarily the academic fraternity in historic theology, systematic theology and science of religion. It is, however, also accessible for ministers of religion and the general public, hence almost all the Latin, German and French quotations are translated into Afrikaans. The main aim was to make an Afrikaans contribution to Reformation 500.

I declare that no part of any chapter is taken from another published work without the necessary recognition. This is original research and not one of the chapters has been published somewhere else.

**Prof. Ignatius W.C. (Natie) van Wyk**
Department Church History and Church Polity
Faculty of Theology
University of Pretoria
South Africa

## Navorsingregverdigingsverslag

Die doel van die boek is om in die jaar van die 500ste Reformasiejubileum opnuut na te dink oor dít wat teologies gelewer is. Die outeurs wil verseker dat daar ook ʼn Afrikaanse bydrae tot hierdie historiese feesgeleentheid sal wees. Die outeurs wil die sentrale temas van die Reformatoriese teologie nuut ter sprake bring. Reformatoriese teologie het nie by Luther en Calvyn geëindig nie, en daarom word daar saam met een van die grootste lewende teoloë, Jürgen Moltmann, nagedink oor teologie en lewe. In die onlangse verlede het geleerdes soos Ebeling en Van Selms waardevolle bydraes gelewer wat binne die huidige kerklike en politieke kontekste met vrug benut kan word. Die boek lewer bewys hiervan. Die boek is ook ʼn vertoonventer van die huidige stand van teologiebeoefening aan die Universiteit van Pretoria. Diverse menings oor aktuele sake word geduld, met die wete dat daar tóg ʼn gemeenskaplike liefde en waardering vir ons reformatoriese erfenis is.

Die boek volg die internasionaal erkende navorsingsmetodes op die gebied van die historiese teologie. Die klassieke tekste van bekende Reformatore, soos Luther en Calvyn, is vanuit die oorspronklike bestudeer en vir die Afrikaanse leserspubliek toeganklik aangebied. In die boek word daar ook nagedink oor teoloë wat in die jongste

verlede belangrike bydraes tot die Reformatoriese teologie gelewer het. Ook hulle primêre geskrifte is binne die oorspronklike historiese konteks bestudeer en hermeneuties geaktualiseer vir die huidige kerklike problematiek.

Hierdie boek lewer ’n belangrike bydrae tot die Afrikaanse resepsie van die Reformatoriese teologie. Vir die eerste keer word belangrike uitsprake van die Reformatore (in die besonder Luther) in Afrikaans aangebied, met die oorspronklike tekste in die voetnotas. Vir die eerste keer word Adrianus van Selms se ‘Katkisasieboek’ wat onlangs in ’n argief ontdek is, in die wetenskaplike diskussie betrek. As Suid-Afrikaners worstel ons met vraagstukke soos gender, huwelik, die politieke rol van die kerk, intergodsdienstige verhoudings en kerklike kategese. Dit blyk dat ouer Europese debatte leersaam is vir ons gesprekke. Ons ekumeniese verbondenheid aan die Europese tradisie word positief benut om diepgang aan kontekstuele vraagstukke te gee.

Die boek is primêr gerig op spesialiste op die gebied van historiese teologie, sistematiese teologie en godsdienswetenskap, maar is ook toeganklik vir predikante en belangstellende lidmate. In die meeste hoofstukke is al die Latynse, Duitse en Franse aanhalings in Afrikaans vertaal. Die bedoeling was juis om ’n bydrae tot die Afrikaanse Reformasieresepsie te lewer.

Hiermee word verklaar dat geen gedeelte van enige hoofstuk uit ander gepubliseerde werke geneem is sonder die nodige erkenning nie. Hierdie is oorspronklike navorsing en nie een van die hoofstukke is al elders gepubliseer nie.

**Prof. Ignatius W.C. (Natie) van Wyk**
Departement Kerkgeskiedenis en Kerkreg
Fakulteit Teologie
Universiteit van Pretoria
Suid-Afrika

# Inhoudsopgawe

# Lys van Afkortings

| | |
|---|---|
| CO | *Corpus Omnium* |
| EKD | Evangelische Kirche in Deutschland |
| LW | *Luther's Works* |
| NHKA | Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika |
| OC | *Opera Calvini* |
| RCC | Roman Catholic Church |
| WA | *Weimarer Ausgabe* |

# Outeursbiografieë

## Jaco Beyers

Jaco Beyers (1971) is in Kemptonpark gebore. Na voltooiing van sy skoolopleiding studeer hy teologie aan die Universiteit van Pretoria. Hy dien ná voltooiing van sy voorgraadse studies as predikant in verskeie gemeentes van die Hervormde Kerk. Ter voorbereiding vir sy doktorale proefskrif besoek hy universiteite in Bayreuth, Marburg en Heidelberg in Duitsland. In 2011 word hy aangestel as senior lektor in die Departement Godsdiens- en Sendingwetenskap aan die Universiteit van Pretoria. Hy word in 2015 tot medeprofessor bevorder. Sedert 2012 is hy die programbestuurder vir die program in Bybel- en Godsdiensstudie. Sy navorsingsvelde sluit in wêreldgodsdienste, sekularisasie en teologie van godsdienste. Epos: jaco.beyers@up.ac.za

## Piet B. Boshoff

Piet Boshoff (1949) behaal die grade MA en DD en is op 15 Februarie 1975 georden. Hy is tydens sy loopbaan na die volgende gemeentes beroep: Swellendam (1975), Swellendam-kombinasie (1976), Bulawayo-kombinasie (1981), Vereeniging (1983), emeritaat (2014). Hy studeer aan die volgende universiteite: Universiteit van Pretoria, UNISA, Kirchliche Hochschule Berlyn en Evangelisch-Theologische Fakultät der Rheinischen Friedrich-Wilhelms-Universität, Bonn. Hy is tans navorsingsgenoot by die Hervormde Teologiese Kollege aan die Universiteit van Pretoria. Epos: pietbboshoff@gmail.com. Sy vernaamste publikasies sluit die volgende in:

- 1988 – Nederduitsch Hervormde Kerk: Gemeente Vereeniging 75ste Herdenking
- 2001 – *History and theology: Walter Schmithals on the unity of the New Testament*
- 2008 – *Esopus se fabels: Die volledige versameling. Uit Grieks in Afrikaans vertaal deur Piet Boshoff en Gafie van Wyk*
- 2013 – Gemeente Vereeniging 1913–2013
- 2015 – *Plato: Verdediging van Sokrates uit Grieks vertaal.*

## Annelie Botha

Annelie Botha (1978) is 'n geordende predikant van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika. Sy is tans die leraar van die NHKA Gemeente Mafeking. Die titel van haar proefskrif was 'n *Transformatiewe pastoraat vir die huwelik en kerk in krisis.* Sy is lid van die SAAP

(Southern African Association for Pastoral Work) en 'n geakkrediteerde pastorale terapeut. Sy is ook 'n lid van die WPTSA (Werksgemeenskap vir Praktiese Teologie in Suid-Afrika). Epos: abothaster@gmail.com

## Wim A. Dreyer

Wim Dreyer is dosent in Historiese Teologie aan die Fakulteit Teologie (Universiteit van Pretoria) en is as Hardenberg Fellow aan die Johannes à Lasco Instituut (Emden, Duitsland) verbonde. Hy het doktorale studies in Praktiese Teologie asook Kerkgeskiedenis en Kerkreg voltooi. Die sentrale tema van sy navorsing is die kerk, wat hy vanuit historiese, sistematiese, missionale en praktiese perspektiewe belig. Hy is die outeur van twee boeke, en die titel van sy jongste werk is *Praktiese ekklesiologie: Kerkwees in die 21ste eeu*. Hy het reeds meer as 30 wetenskaplike artikels gepubliseer. Wim Dreyer is in 1983 as predikant van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika (NHKA) gelegitimeer. Van 1983 tot 2005 dien hy in verskeie Hervormde gemeentes (Magaliesmoot, Vliegepoort, Balfour en Horison). Van 1996 tot 2001 is hy redakteur van Die Hervormer, amptelike mondstuk van die NHKA, en van 2005 tot 2010 is hy as sekretaris verantwoordelik vir sendingwerk en ekumeniese skakeling van die NHKA. Hy is sedert 2010 as kerklike dosent aan die Universiteit van Pretoria verbonde. Sedert 2001 dien hy op die Moderatuur van die NHKA, onder andere as voorsitter. Willem Akkerhuys Dreyer is in 1958 in Pretoria gebore. Sy vader is die bekende filosoof en teoloog Prof. P.S. (Piet) Dreyer. Wim en Gerda is in 1980 getroud en hulle het vier seuns. Twee van die seuns is ook predikante in die Hervormde Kerk. Epos: wim.dreyer@up.ac.za

## Gabriël M.J. (Gafie) van Wyk

Gafie van Wyk (1958) is deeltyds predikant van die Nederduitsch Hervormde Kerk in Kaapstad. Hy is 'n navorsingsgenoot in die Departement Kerkgeskiedenis en Kerkreg in die Fakulteit Teologie aan die Universiteit van Pretoria. Na studie aan die Randse Afrikaanse Universiteit (tans die Universiteit van Johannesburg), die Universiteit van Port Elizabeth (tans the Nelson Mandela University) en die Universiteit van Pretoria in antieke tale, filosofie en teologie, promoveer hy in 1994 in filosofie aan die Randse Afrikaanse Universiteit met 'n proefskrif getiteld *Metaphéroo: Die metaforologie van Hans Blumenberg*. Sy navorsing fokus tans op die teologiegeskiedenis van die 20ste eeu in Europa. Ander onderwerpe waaroor Van Wyk al gepubliseer het, sluit in die Fabels van Esopus (wat hy saam met Piet Boshoff uit Grieks in Afrikaans vertaal het), moderniteit, postmoderniteit en eietydse kultuurkritiek. Hy het 'n voorliefde daarvoor om oor tradisionele vakgrense heen navorsing te doen, maar dan met waardering vir die spesialisasie van die onderskeie vakwetenskappe. Epos: gafievw@mweb.co.za

## Ignatius W.C. (Natie) van Wyk

Natie van Wyk (1953) is tans Koördineerder: Ekumeniese Sake van die Nederduitsch Hervormde Kerk. Hy was predikant van die gemeentes Edenvale en Bloemfontein en is tans op deeltydse basis in die Gemeente Oos-Moot in Pretoria behulpsaam. Hy het tussen 1981 en 1984 onder Gerhard Sauter in Bonn, Duitsland, studeer. In hierdie tyd neem hy ook deel aan die senior seminare van Bertold Klappert (Wuppertal) en Eberhard Jüngel (Tübingen). Sedert 1988 was hy dosent in verskeie vakgebiede (hoofsaaklik Sistematiese Teologie en Historiese Teologie). Hy was Hoof van die Hervormde Teologiese Opleiding en Direkteur van die Afrika Instituut vir Missiologie. Hy is die redakteur van die *Tydskrif vir Hervormde Teologie* en afdelingredakteur van die *HTS Teologiese Studies.* Hy is getroud met Prof. Neltjie van Wyk (Verpleegkunde, UP). Hulle het twee seuns. Epos: hto@mweb.co.za

## Tanya van Wyk

Tanya van Wyk (1981) is ’n senior lektor in Sistematiese Teologie in die Fakulteit Teologie aan die Universiteit van Pretoria. Die titel van haar proefskrif was *Kerk as heterotopiese ruimte:* ’n *Trinitaries-ekklesiologiese model vir die derde millennium*. Haar navorsing fokus op Politieke Teologie en behels ondermeer ’n ondersoek na die verhouding tussen eenheid en verskeidenheid, inklusiwiteit en eksklusiwiteit asook die wyse waarop ‘dialoog’ plaasvind. Die navorsing fokus op die ontwikkeling van ’n politieke teologie wat in staat is om krities en met integriteit te reageer op die konteks waarin dit beoefen word. Binne die leerplan van die Fakulteit doseer sy aspekte van die klassieke *loci* van Sistematiese Teologie, naamlik die Triniteitsleer, ekklesiologie, eskatologie sowel as teologiese antropologie. Sy is ’n lid van die *Tshwane Chapter* van die *Circle for Concerned African Women Theologians*. Van Wyk is ’n geordende predikant van die Nederduitsch Hervormde Kerk en is ’n lid van die Hervormde Kerk se Nederlandssprekende gemeente in Parktown, Johannesburg. Epos: tanya.vanwyk@up.ac.za

# Voorwoord

Protestante vier in 2017 met vreugde die kerkhervorming wat 500 jaar gelede op 31 Oktober 1517 begin het. Predikante van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika wat navorsers aan die Universiteit van Pretoria is, lewer met hierdie publikasie ’n bydrae tot die feestelike herdenking van die Reformasie. Die Hervormde Kerk het nog altyd waardering vir die Lutherse Reformasie gehad. Om hierdie rede word daar deeglik aan die teologie van Martin Luther aandag geskenk. Luther se Wittenbergse kollega, Philipp Melanchthon, kry ook sydelings aandag. Die Reformasie van die 16de eeu het nie in Wittenberg geëindig nie en daarom word daar ook aan Johannes Calvyn aandag geskenk.

Die latere onreformatoriese slagspreuk dat die kerk voortdurend moet hervorm, dwing ons vandag in ’n debat oor die voortgaande hervorming van die kerk. Die teologiese vraag oor voortgaande hervorming kom neer op die vraag hoe die Reformatoriese grondoortuigings binne nuwe uitdagings verwoord kan word? Hier word aandag gegee aan teoloë vir wie daar ’n besondere waardering in die Hervormde Kerk is, naamlik Adrianus van Selms, Jürgen Moltmann en Gerhard Ebeling.

Reformatoriese teologie skenk aandag aan eietydse uitdagings. Die huwelik en die realiteit van ’n multigodsdienstige samelewing geniet aandag. Oor beide temas bestaan daar geen kerklike en teologiese konsensus nie. Ons vertrou dat hierdie publikasie dialoog sal stimuleer.

Die eerste hoofstuk handel oor een van die vraagstellings waarmee die jong monnik Martin Luther geworstel het, naamlik die vraag of God ’n toornige God sonder barmhartigheid is? Luther het as monnik getwyfel of hy ooit genoeg goeie werke sou kon doen en was gevolglik bang dat hy nie by God genade sou kon vind nie. Danksy sy noukeurige bestudering van Paulus se briewe het hy ontdek dat God, die Vader van Jesus Christus, nie die toornige God is wat net wil straf nie, maar die barmhartige Vader is wat genade wil betoon. Die boodskap oor God se barmhartigheid sien Luther saamgevat in die begrip ‘geregtigheid van God’. God se geregtigheid bestaan in sy wil om sondes te vergewe sodat gelowiges voor Hom as geregverdigde mense kan bestaan. In hierdie hoofstuk verduidelik Natie van Wyk God se drie gestaltes van geregtigheid aan die hand van die drie gestaltes van sonde. Aangesien daar voortdurend misverstand is oor Luther se erns jeens goeie werke, word daar in diepte aan die samehang tussen geloof en werke in sy denke aandag gegee. Die vraagstelling word op die doen van liefde toegespits. Van

How to cite: Van Wyk, I.W.C., 2017, ‘Voorwoord’, in ‘Nadenke oor 500 jaar se Reformatoriese teologie’, *HTS Theological Studies/ Teologiese Studies*, suppl. 11, 73(5), a4821. https://doi.org/10.4102/hts.v73i5.4821

Wyk wys daarop dat Luther se betoog daarop neerkom dat slegs persone wat goeie bome (deur die geloof) gemaak word in die doen van die liefde, kan volhard.

Volgens Natie van Wyk is vryheid naas regverdiging een van die belangrikste temas van die Reformatoriese teologie. Luther se geskrif *Oor die vryheid van 'n Christenmens* (1520) is een van sy hoofgeskrifte. In hierdie geskrif beskryf hy die vryheid van die innerlike en die uiterlike mens. Die innerlike mens is vry en niemand se onderdaan nie. Die uiterlike mens is weer elke ander mens se onderdaan en dienskneg. Die Christen dien sy medemens deur die liefde. Luther se verstaan van naasteliefde word vanuit ander geskrifte toegelig. Johannes Calvyn se verstaan van vryheid volgens sy *Institusie* van 1559 word ook bespreek. Daar word op die groot ooreenstemming tussen Luther en Calvyn gewys. Die verskille tussen die twee Reformatore is minimaal. Calvyn het egter wel groter aandag aan die adiafora-vraagstuk gegee. Daar word ook deurgaans na Philipp Melanchthon se invloed op Calvyn gewys. Van Wyk betoog dat die relevansie van die vryheidsvraagstuk nie in die instrumentalisering van die Christelike vryheid lê nie, maar in die hernude bestudering van die klassieke tekste met die bedoeling om die belangrike Reformatoriese motiewe te herontdek. Hierdie motiewe is relevant – ook in ons samelewing.

In hoofstuk 3 konsentreer Wim Dreyer op Johannes Calvyn se werksaamhede tussen 1532 en 1536. Dít is die tydperk voordat hy in Genève begin werk het. Gedurende hierdie tyd het hy drie belangwekkende publikasies gelewer, te wete 'n kommentaar op Seneca se *De Clementia*, die *Psychopannychia* en die eerste uitgawe (1536) van sy *Institusie*. Calvyn het met hierdie publikasies as geleerde en skrywer naam gemaak. Hy het getoon dat hy binne nuwe sosiaal-politieke kontekste aan die basiese Reformatoriese oortuigings getrou kon bly.

Die na-Reformatoriese aandrang tot aanhoudende hervorming laat die vraag ontstaan wat daarmee bedoel word? Wim Dreyer kyk na drie invloedryke tekste in 'n poging om hierdie vraag te beantwoord. Hy begin met Calvyn se *De necessitate reformandae ecclesiae* van 1543. Vir Calvyn was kerkhervorming 'n noodwendigheid, maar nie 'n aanhoudende noodsaaklikheid nie. Nadat die liturgie en die kerklike leer bevredigend vasgestel is, verdwyn die dwang tot verandering. Dreyer kyk ook na die tekste van Jodocus van Lodenstein – *Beschouwinge van Zion* – en Karl Barth – *Die Botschaft von der freien Gnade Gottes*. Albei stem saam dat voortgaande kerkhervorming noodsaaklik is, maar verskil ten opsigte van die teologiese en praktiese implikasies van hierdie appèl. Dreyer sluit sy bydrae af met enkele eie insigte.

In Hoofstuk 5 bespreek Piet Boshoff Adrianus van Selms se bydrae as reformatoriese teoloog. Van Selms was 'n Nederlander wat Semitiese Tale aan die Universiteit van Pretoria doseer het. Hy is bekend vir sy kommentare op die Ou Testament. Dit is egter minder bekend dat Van Selms 'n katkisasieboek vir die Hervormde Kerk opgestel het en dat hy 'n omvattende begeleidende kommentaar daarvoor geskryf het. Hierdie werke wat nooit gepubliseer is nie, is onlangs in die kerkargief in Pretoria ontdek en gepubliseer. By nadere betragting blyk dit dat Van Selms Luther en Melanchthon goed geken het.

Uit vrees vir 'Calvinistiese ontsteltenis' het hy nie met verwysings gewerk nie. Boshoff toon aan dat Van Selms onder normale politieke omstandighede die geestelike vader van die Hervormde Kerk sou word.

In Hoofstuk 6 ondersoek Tanya van Wyk Jürgen Moltmann se bedrae tot Reformatoriese teologie. Sy teologie kan beskryf word as 'n teologie wat Bybels gegrond is en 'n eskatologiese gerigtheid en 'n politieke verantwoordelikheid het. Dit is juis om hierdie rede dat sy teologie ook 'Reformatories' is. Dit is 'n beskrywing waarvoor hy ook doelbewus kies omdat die begrip 'Reformatories' die dinamiese, voortgaande en profetiese karakter van sy teologie aandui. Die teologiese uniekheid van sy teologie kom veral in sy verstaan van die triniteitsleer na vore. Sy trinitariese teologie kan as 'n 'Trinitariese teologie van solidariteit en sosiale geregtigheid' beskryf word. Die lewensruimte van die Triniteit word deur Moltmann as 'wye ruimte' beskryf, en as 'n 'uitnodigende ruimte' waarin daar nie beknoptheid is nie. Moltmann se Trinitariese teologie is baie nou aan sy politieke teologie verbind. Daar word aangetoon hoe sy Triniteitsteologie en sy politieke teologie van inklusiwiteit en geregtigheid met mekaar verweef is.

Annelie Botha gee in die sewende hoofstuk 'n oorsig oor Martin Luther se teologiese denke oor die huwelik, wat sy nadenke oor seksualiteit insluit. Die invloed van Luther se teologiese denke oor die huwelik op latere Reformatoriese teoloë, word aangetoon. Hierdie bydrae toon aan dat seksuele verskille en die klem op die 'teenoorgestelde' nature van mans en vroue sedert Luther se tyd beklemtoon word wanneer daar oor die huwelik gedebatteer word. Wanneer daar teologies oor die huwelik nagedink word, word die skeppingsordeteologie en die tradisionele begrip 'mens as geskape na die beeld van God' dikwels ingespan om 'n spesifieke manier van dink oor die rol van die huwelik asook die rolle van vrou en man in die huwelik te regverdig. Botha bepleit 'n nuwe kyk na die huwelik en seksualiteit. Vir hierdie doel doen sy voorspraak vir 'n hermeneutiek van suspisie. Hierdie hermeneutiek kyk vanuit 'n feministies-kritiese teologie van bevryding na die huwelik en seksualiteit. Voortgaande dialoog gaan nodig wees om 'n nuwe konsensus te vorm.

Gafie van Wyk behandel Gerhard Ebeling se formule '*usus politicus evangelii*' [die politieke gebruik van die evangelie] waarmee hy sy kommer oor die politieke misbruik van die evangelie uitgespreek het. Hy wys op die radikale meningsverskil tussen Jürgen Moltmann en Ebeling oor die tema politiek en evangelie. Volgens Van Wyk is daar 'n *status controversiae* tussen hierdie twee toonaangewende teoloë op die spel. Vir albei teoloë vorm begrip van die funksie en inhoud van die evangelie van Jesus Christus die fokuspunt van hulle benadering tot die tema. Volgens Van Wyk is die hantering van die tema 'n toets wat bepaal of ons werklike oplossings vir die kwynende relevansie van die Reformatoriese teologie in die huidige burgerlike samelewings het. Wat mense van die politiek kan verwag en hoe die gebruik en misbruik van die evangelie moontlik tot dié verwagtinge kan bydra, is nie hier op die tafel nie. Die vraag wat hier bespreek word, is hoe God se evangelie in ons tyd die mens as *homo politicus* aanspreek. Binne die Suid-Afrikaanse konteks mag die kerk nie deelneem aan die instrumentalisering van die

evangelie vir politieke gewin nie. Die doel van hierdie artikel is om, met die teologiese posisies van Ebeling en Moltmann as uitgangspunt, die vraag te beantwoord oor wat die relevante kriteria vir teologiese uitsprake oor die politiek is, maar nou binne ’n totaal ander situasie as die een waarin die twee Duitsers hulle gedurende die tagtigerjare van die vorige eeu bevind het.

In die negende hoofstuk toon Gafie van Wyk aan dat die voortgesette proses van implementering van nuwe materiaal vir kategese in die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika ’n besondere trajek vertoon. Die proses het, in terme van geloof, met die formalisering van sowel die geloofsbegrip as die beskrywing van die inhoud van geloof begin. Dit is voortgesit deur ’n proses waarin die inhoud van geloof verobjektiveer is tot feite wat geleer kan word en is uiteindelik voltrek in die implementering van ’n pragmatiese opvoedkundige doelwit waarin geloof bloot ’n middel tot ’n doel geword het. Die trajek begin by die *Heidelbergse Kategismus* en eindig by die leerboek *Geloof en Lewe 11*. Volgens Van Wyk pas Adrianus van Selms se *Katkisasieboek* nie in die trajek wat beskryf word nie. Die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika sou vandag heeltemal anders gelyk het as meer as een generasie van die lidmate van die Kerk aan hierdie kategeseboek blootgestel was.

In die laaste hoofstuk bespreek Jaco Beyers inter-godsdienstige verhoudings. Teologie van godsdiens en teologie van godsdienste is die wyse waarop die Christendom oor die teenwoordigheid en aard van ander godsdienste besin. Die kerkhervormers het ook ’n bepaalde verstaan van die bestaan van en verhouding tussen die Christendom en nie-Christelike godsdienste gehad. Sy bydrae toon aan hoe die kerkhervormers in hulle benadering tot ander godsdienste van mekaar verskil het. Martin Luther en Philipp Melanchthon het die moontlikheid van goeie verhoudinge met ander godsdienste, in die besonder die Jode en Moslems, voorgestaan al was dit dan ook net ’n momentele mening van Luther. Daarmee verteenwoordig hulle ’n kategorie van ‘moontlikheid’. Johannes Calvyn was meer afwysend teenoor die gedagte van die moontlikheid van heil binne ander godsdienste en behoort daarom tot die kategorie van ‘geslotenheid’. Die kerkhervormer Theodore Bibliander was oop vir gesprek en positief oor verhoudinge met Moslems alhoewel hy nie gedink het dat heil en verlossing buite die Christendom moontlik is nie. Vir Bibliander het ’n verhouding met ander by kennis van die ander begin. Hy verteenwoordig die kategorie van ‘openheid’. Die kerkhervormers se verstaan van die verhouding met ander godsdienste lewer ’n bydrae tot ’n huidige besinning oor inter-godsdienstige verhoudinge.

**Prof. Ignatius W.C. (Natie) van Wyk**
Departement Kerkgeskiedenis en Kerkreg
Fakulteit Teologie
Universiteit van Pretoria
Suid-Afrika

Hoofstuk 1

# Die barmhartige God, regverdiging en goeie werke deur Luther

Ignatius W.C. (Natie) van Wyk
*Department Church History and Church Polity*
*Faculty of Theology*
*University of Pretoria*
*South Africa*

**Research Project Details**
**Project Leader**: W.A. Dreyer
**Project Number***:* 77370920
**Project Description***:* Prof. Natie van Wyk is participating in the research project, 'History of Reformed theology and theologians', directed by Dr Wim Dreyer, Department of Church History and Church Polity, Faculty of Theology, University of Pretoria.

## Inleiding

Die 500-jarige jubileum is die ideale geleentheid om 'n bydrae te lewer tot 'n Afrikaanse Luther-resepsie. Die belangrikste uitdaging binne hierdie navorsingsprojek is om Luther self, vanuit sy primêre geskrifte in idiomatiese

How to cite: Van Wyk, I.W.C., 2017, 'Die barmhartige God, regverdiging en goeie werke deur Luther', in 'Nadenke oor 500 jaar se Reformatoriese teologie', *HTS Theological Studies/Teologiese Studies*, suppl. 11, 73(5), a4558. https://doi.org/10.4102/hts.v73i5.4558

Afrikaans,[1] aan die woord te stel. Ter wille van kontrole word die Latynse en Laat-Middeleeuse Duitse tekste in die voetnotas aangeheg. Ek vertrou dat die intellektuele gemeenskap die kritiek op die teologiese tendense binne die Afrikaanssprekende kerke sal raaksien. Hier is nie ruimte om alles uit te spel nie.

Twee begrippe staan sentraal in Luther se teologie, naamlik 'regverdiging' en 'vryheid'.[2] In hierdie hoofstuk word daar op die regverdiging deur die geloof gekonsentreer, terwyl daar in 'n volgende hoofstuk op Luther se verstaan van vryheid gekonsentreer sal word.

## Luther se ontdekking van die barmhartigheid van God

Teologie en biografie kan by Luther nie heeltemal geskei word nie, ten spyte van die feit dat dit ook nie geheel en al op één spoorlyn geplaas kan word nie (Kohnle 2015:7).

'n Mens kan daarom Luther se 'Reformatoriese deurbraak'[3] slegs verstaan teen die agtergrond van sy worsteling met die toorn van God as jong monnik. Hy self ([1545] 2006h) het oor hierdie worsteling in sy 'Voorrede tot die eerste band van die Latynse geskrifte' geskryf. Hy stel in hierdie *praefatio* van 1545 (WA 54, 179, 33–35; [1545] 2006h:494) dat hy as monnik '*ego serio rem agebam, ut qui diem extremum horribilier timui, et tamen salvus fieri ex intimis medullis cupiebam*' ['n verskriklike vrees vir die eindoordeel gehad het, maar nogtans van ganser harte begeer het om die saligheid te beërwe]. Luther se intense worsteling was dus ten diepste 'n worsteling met 'n

1.Ek het enkele aanhalings al voorheen (vgl. Van Wyk 2011, 2015a en 2015b) vertaal. In hierdie artikel word daar gepoog om dit beter te doen.

2.Op grond van hierdie konsensus binne die resente Luther-navorsing, het die Raad van die Evangeliese Kerk in Duitsland (EKD) sy basisdokument ([2014] 2015) vir die jubileum as 'Regverdiging en vryheid' betitel. Op grond van die rigtinggewende leiding van die EKD word hierdie twee artikels vir hierdie bundel aangebied.

3.Die 'Reformatoriese deurbraak of wending' is 'n omstrede saak in die Luther-navorsing. Die omstredenheid het met die vraag te make of Luther 'n radikale wending in die teologiegeskiedenis teweeg gebring het, en of hy 'n gevangene van die Middeleeuse mistiek gebly het. Daar is twee skole van denke: (1) Dat Luther groter diskontinuïteit as kontinuïteit met die Middeleeue openbaar. Gerhard Müller (2016) is die hoofwoordvoerder van hierdie skool. (2) Dat Luther nie dadelik en duidelik 'n radikale breuk met die Middeleeue toon nie. Hier kan na die werke van Volker Leppin (2016a, 2016b) gekyk word.

verwronge Godsbeeld. Sy vrees vir die eisende en strawwende God het hom in totale lewensangs gedompel, soos wat hy in 1518 in sy 'Verduidelikings oor die krag van die aflate' geskryf het (WA 1, 557, 37–558, 5; Luther [1518] 1883):

> God het Hom daar [*in my kloostersel*] bekendgestel in sy vrees-aanjaende toorn, en daarmee saam het die hele skepping [*vrees-aanjaend voorgekom*]. Daar was geen ontvlugtingsmoontlikheid nie, geen troos nie, nie binne en nie buite [*die klooster nie*], aangesien alles ons aangekla het [...] Daar het niks, behalwe die naakte verlange en 'n intense hunkering na hulp oorgebly nie, maar [*ek*] het nie geweet waar hulp te vinde is nie.[4] (pp. 557–558)

Sy vrees vir die toornige God het veroorsaak dat hy alle selfrespek verloor het. Sy angsvallige voorstelling van God wat net oordeel, het uitgemond in 'n bestaan van permanente selfveroordeling – en om hierdie rede het hy (volgens die weergawe van ''n preek oor die doop' in 1534 – WA 37, 661, 23–24; Luther [1534] 1910:661), in sy kloostertyd in wanhoop uitgeroep: '*O wann wiltu einmal from werden und gnug thum, das du einen gnedigen Gott kriegest?*' [O wanneer wil jy uiteindelik vroom word en genoeg doen, sodat jy 'n genadige God kan vind?]

Daar is 'n groeiende konsensus in die navorsing dat Luther alreeds in Erfurt (1505–1511) begin het om van die monastiese teologie weg te breek. Navorsers beskryf hierdie tydperk as die 'wending voor die wending' of as die '*initia reformationis*'. In preke en in opmerkings oor Petrus Lombardus het hy alreeds ontdek dat die toorn van God en sy barmhartigheid baie ná aan mekaar lê (vgl. Hamm [2010] 2015 vir die stand van die navorsing).

Dit was egter sy intense bestudering van Paulus se briewe wat hom tot 'n ander Godsbeeld gebring het. Hierdie nuwe Godsbeeld[5] is ontdek danksy sy intense worsteling met die uitdrukking 'die geregtigheid van God'.[6] Die volgende aanhaling uit die *Praefatio* van 1545 vertel die verhaal van Luther se worsteling as monnik en sy ontdekking van die

4.Luther stel: '*Hic Deus apparet horribiliter irratus, et cum eo pariter universa creatura. Tum nulla fuga, nulla consolatio, nec intus nec foris, sed omnium accusatio* [...] *Solum relinquitur nudum desiderium auxilii et horrendus gemitus, sed nescit* [*anima*], *unde petat auxilium.*'

5.Vir sistematiese interpretasies van Luther se verstaan van oordeel en barmhartigheid, kyk na: Beintker (2013), Körtner (2014), Slenczka ([2005] 2010 en Wenz (2015a, 2015b). Vir die historiese ontwikkeling van sy denke, kyk na Kaufmann ([2016] 2017:83–114).

6.Weens 'n gebrek aan ruimte word daar nie ingegaan op hierdie terminologie nie. Kyk egter na Iwand ([1941] 1980, [1974] 1983), Jüngel (1998, [1968] 2000) vir rigtinggewende navorsing.

geregtigheid van God by Paulus. In 'n sekere sin is dit 'n samevatting van die kern van Luther se teologie (WA 54, 185, 21–186, 16; Luther [1545] 2006h):

> Ek egter, ek wat so onberispelik as monnik geleef het, wat my as sondaar met 'n algehele onrustige gewete voor God bevind het, en nie kon vertrou dat ek op grond van my genoegdoening [*met God*] versoen kan wees nie; [*ek*] het God nie liefgehad nie, ja ek het eerder die regverdige en sonde-strawwende God gehaat en het my in stilte teenoor God opgeruk, [*en wat*] nie lasterlik was nie, was [*minstens*] in [*die gestalte*] van 'n onophoudelike gebrom en ek het [*soos volg*] geargumenteer: Asof dit nie genoeg is dat die ellende en allerlei [*vorme van*] onheil as gevolg van die erfsonde, deur die wet van die tien gebooie, op die ewig-verlore sondaar neerdruk nie, is dit nou ook nog God wat deur die evangelie smart op smart daaraan toevoeg en ons met sy geregtigheid en sy toorn treiter! Daarom was ek ontsteld vanweë my wilde en verwarde gewete. Nogtans het ek angstig by Paulus aangeklop [*Rom 1:17*], uitgedroog van dors om uit te vind wat Paulus te sê het. Tot ek, deur God se erbarming, dae en nagte nadenkend my aandag toegespits het op die verbinding van die woorde, 'die geregtigheid van God word daarin geopenbaar' en, soos daar verder geskryf staan, 'die regverdige leef uit geloof'; eers toe het ek begin om die geregtigheid van God te verstaan as sy gawe waardeur die gelowige lewe; en wel as geloof; [*en ek het besef* ] dat die sin van alles op die volgende neerkom: Deur die evangelie word die geregtigheid van God geopenbaar, en wel as passiewe [*geregtigheid*], waardeur die barmhartige God ons regverdig maak, deur die geloof, soos daar geskryf is: 'Die regverdig-verklaarde leef uit die geloof'. Van hierdie oomblik af het ek soos 'n nuut-geborene gevoel en deur geopende deure die paradys binne gestap. Op eens is daar aan my 'n ander gesig van die Skrif as geheel getoon [...] En waar ek die woord geregtigheid van God vantevore ten diepste gehaat het, kon ek dit nou met soveel liefde op die voorgrond stel as die allermooiste woord. So het hierdie teks by Paulus vir my werklik die poort tot die paradys geword.[7] (pp. 504-506)

7.Luther stel: '*Ego autem, qui me, utcunque irreprehensibilis monachus vivebam, sentirem coram Deo esse peccatorem inquietissimae conscientiae, nec mea satisfactione placatum confidere possem, non amabam, imo odiebam iustum et punientem peccatores Deum, tacitaque si non blasphemia, certe ingenti murmuratione indignabar Deo, dicens: quasi vero non satis sit, miseros peccatores et aeternaliter perditos peccato originali, omni genere calamitatis oppressos esse per legem Decalogi, nisi Deus per euangelium dolorem dolori adderet, et etiam per euangelium nobis iustitiam et iram suam intentaret, Furebam ita saeva et perturbata conscientia, pulsabam tamen importunus eo loco Paulum [Rom 1:17], ardentissime sitiens sciri, quid S Paulus vellet. Donec miserente Deo meditabundus dies et noctes connexionem verborum attenderem, nempe: Iustitia Dei revelatur in illo, sicut scriptum est: Iustus ex fide vivit. Ibi iustitiam Dei coepi intelligere eam, qua iustus dono Dei vivit, nempe ex fide, et esse hanc sententiam, revelari per euangelium iustitiam Dei, scilicet passivam, qua nos Deus misericors iustificat per fidem, sicut scriptum est: Iustus ex fide vivit. Hic me prorsus renatum esse sensi, et apertis portis in ipsam Paradisum intrasse; ibi continuo alia mihi facies totius scripturae apparuit ... Iam quanto odio vocabulum 'iustitia Dei' oderam ante, tanto amore dulcissimum mihi vocabulum extollebam, ita mihi iste locus Pauli fuit vere porta paradisi.*'

## Die artikel van die regverdiging as samevatting van die evangelie van die barmhartige God

Luther argumenteer dat die 'artikel van die regverdiging' die kern van die Nuwe Testament is en dat die kerk tot 'n val sal kom indien hierdie aspek van die evangelie nie met ywer verkondig word nie. In sy voorlesing van 1532 oor Psalm 130:4 het Luther die volgende opmerking oor die 'artikel' van die vergewende geregtigheid van God gemaak (WA 40, III, 352, 1–3; Luther [1532–1533] 1930):

> So het julle dit gehoor [...], dat hierdie vers (Psalm 130:4) die somtotaal van die Christelike leer en die ligstraal daarvan is, wat die heilige kerk van God verlig; [*die rede is*] dat wanneer hierdie artikel staan, staan die kerk, en wanneer hierdie artikel val, val die kerk.[8] (p. 352)

In die voorrede tot die promosiedisputasie van Palldius en Tilemann van 01 Junie[9] 1537 sê Luther méér omvattend (WA 39, I, 205, 20–206,23; Luther [1537] 1926):

> Die artikel van die regverdiging is meester en heer oor alle soorte van leer, en regeer elke gewete en die ganse kerk. Sonder hierdie [*artikel*] is die wêreld laf en die ene duisternis, en geen dwaling kan heerskappy uitoefen [*solank*] hierdie artikel lewend is nie. Daarom is dit noodsaaklik dat hierdie artikel, in die kerk, sorgvuldig in die geheue behou sal word, veral dán wanneer jy ander wil leer. Ons laat reg geskied aan hierdie saak, wanneer ons so dikwels as moontlik daaroor disputeer, sodat ons harte en denke met sekerheid gevul kan word, sodat ons weerstand kan bied teen die duiwel in al die gestaltes waarin hy hom voordoen. Wanneer ons nie hierin onderrig word nie, kan hy [*die duiwel*] ons in alle soorte van vertwyfeling laat val. Hierdie leer is geen klein of geringe sakie nie, maar dit is vir die Christene, wat in oorlog teen die Satan gewikkel is, onmisbaar.[10] (pp. 205-206)

8.Luther stel: '*Sic audivistis* [...], *quod iste versus (scil. Ps. 130:4) sit Summa doctrina Christianae et ille sol, qui illuminat Sanctam ecclesiam dei, quia isto articulo stante stat Ecclesia, ruente ruit Ecclesia*.'

9.Volgens Schilling (2006:XXXIV) het Luther hierdie spesifieke woorde op 01 September 1537 uitgespreek en nie op 01 Junie nie soos dit in die WA aangedui word.

10.Luther stel: '*Articulus iustificationis est magister et princeps super omnia doctrinarum genera, et gubernat omnem conscientiam et ecclesiam, sine quo mundus est insulsus et merae tenebrae, nec ullus est error, qui non irrepat et regnet sine illo. Ideo necessarium est, hunc locum habere diligenter cognitum in ecclesia, praesertim si alios docere velis. Recte igitur facimus, si quam saepissime de hac re disputamus, ut animi nostril fiant certi et ut possimus resistere diabolo in omni genere tentationum. Nisi enim hic institute erimus, potest nos in omnes desperationes protrudere. Haec doctrina non est parva aut de rebus levibus, sed necessaria est christianis hominibus, stantibus in acie contra sathanam*.'

Dát die regverdiging die kern van Luther se teologie uitmaak, is nie te betwyfel nie.[11] Wat is hierdie 'artikel' of 'leer'[12] egter; waarop kom dit ten diepste neer? In sy uitleg van Psalm 51:2 op 11 Junie 1532 gee Luther 'n kort definisie van Reformatoriese teologie (WA 40, II, 327, 11 – 328, 2, 17–20; Luther [1532/1538] 1914):

> Goddelike [*wysheid*] – of wysheid volgens die eintlike bedoeling van teologie het te make met die kennis oor God en mens; weereens, [*teologiese wysheid*] is ten diepste kennis oor God en mens, met die uiteindelike bedoeling dat hierdie [*kennis*] op die regverdigende God en die sondaarmens betrek sal word, sodat dit kan blyk dat die eintlike onderwerp van die teologie die aangeklaagde en verlore mens en die regverdigende en reddende God is [...]. Die unieke onderwerp van die teologie is [*dus*] die mens, wat aan die sonde skuldig en daaraan onderworpe is, en God, wat die sondige mens regverdig en red. Wat buite hierdie onderwerp om in die teologie nagevors en bevorder word, is dwaling en gif.[13] (pp. 327–328)

'Regverdiging deur die geloof' en die 'geregtigheid van God' is nie net vir mense vandag vreemde uitdrukkings nie, maar was dit nog altyd gewees.[14] Luther[15] moes self hierdie ongemak ervaar het en het daarom gereeld van hierdie terminologie weggeskram deur

11.Dit is jammer dat die artikel oor die regverdiging nooit aandag in die Afrikaanssprekende kerke gekry het nie, en dat die gedagte van 'sin' hierdie tema verdring het. My vorige pleidooie (Van Wyk 2001, 2011) het op dowe ore geval. Op hierdie stadium wil ek beweer dat daar met die tema 'sin' nie net afskeid geneem word van die Reformatoriese teologie nie, maar van die Christelike geloof as sodanig. Goeie, resente oorsigartikels oor hierdie onderwerp sluit in: Barth (1969), Beintker (1998), Christoffersen (2016), Korsch ([2005] 2010), Mattes (2016), Moltmann (1977, 1991), Peters (1984), Weinrich en Burgess (2009), Saarinen (2016) en Schäufele (2016).

12.Luther, Melanchthon en Calvyn het nie oor die regverdiging gepraat as 'dogma' of 'leer' nie. Regverdiging is beskou as daad van die barmhartige God. Ná die Eerste Wêreldoorlog het Karl Holl begin praat oor die 'regverdigingsleer'. Die meeste geleerdes van die 20ste eeu het hom hierin gevolg. Nogtans het die ongemak met hierdie woordgebruik uitgekring. Gerhard Sauter (1989) se aanbeveling om van regverdiging as 'grondbegrip van Evangeliese teologie' te praat lyk na 'n aanvaarbare oplossing.

13.Luther definieer soos volg: '*Cognitio dei et hominis est sapientia divina et proprie theologica, Et ita cognitio dei et hominis, ut referatur tandem ad deum iustificantem et hominem peccatorem, ut proprie sit subiectum Theologiae homo reus et perditus et deus iustificans vel salvator* [...] *Nam Theologiae proprium subiectum est homo peccati reus ae perditus et Deus iustificans ae salvator hominis peccatoris. Quicquid extra hoc subiectum in Theologia quaritur aut disputatur, est error et venum.*'

14.Een van die klassieke uitsprake in hierdie verband kom van die filosoof Johann Gottlieb Fichte. In 1804 sê hy (1991:348): '*Die kerk het dit al byna opgegee om oor hierdie artikel te preek; en waar hy dit nog doen, doen hy dit sonder enige vrug, aangesien niemand dit ter harte neem nie.*'

15.Luther (WA TR 2, 2408b) het in een van sy tafelgesprekke gesê: '[*W*]*enn man vom Artikel der Rechtfertigung prediget, so schläft das Volk und hustet; wenn man aber anfähet Historien und Exempel zu sagen, da reckts beide Ohren auf, ist still und höret fleissig zu.*' [Wanneer 'n mens oor die artikel van die regverdiging preek, dan slaap en hoes die volk; wanneer 'n mens egter begin om verhale te vertel en voorbeelde te noem, dan staan beide ore regop, raak stil en luister aandagtig].

eerder slegs van 'sondevergewing'[16] te praat. Om hierdie rede eers 'n paar gedagtes oor 'regverdiging' vanuit die perspektief van sondevergewing.

## Regverdiging as sondevergewing

Volgens Luther het die regverdiging deur die geloof ten diepste met sondevergewing te make – trouens die evangelie is niks anders as sondevergewing nie. In sy 'Adventpostille oor Matt 11:2–10' van 1522 staan die volgende belangrike woorde (WA 10, I/2, 158, 12–15; Luther [1522] 1925):

> Kyk, die Goddelike toesegging van sy genade en die vergewing van sonde beteken eintlik evangelie. En ek sê dit nou nog 'n keer, dat jy die evangelie op geen ander manier moet voorstel as die Goddelike toesegging van sy genade en vergewings van sonde nie.[17] (p. 158)

Luther lê sondevergewing in sy 'Preek oor die dubbele gestalte van geregtigheid' uit as 'deelname aan die geregtigheid van Christus.' Hierdie deelname geskied deur die geloof. Wie in geloof aan die sondeloosheid van Christus deel kry, kry onmiddellik deel aan sy geregtigheid. Die deelname van die gelowige aan Christus se geregtigheid het die implikasie dat hy ook regverdig word; dít beteken dat al sy en/of haar sonde in Christus se sondeloosheid geabsorbeer word[18] (WA 2, 145, 15–16; Luther [1519] 2006f:70).

Luther beklemtoon in sy geskrif 'Oor die vergewing van sondes' dat dit geglo moet word dat sondes vergewe word. Dit kan geglo word omdat die belofte van Christus seker is (WA 1, 631, 17–18; Luther [1518] 2006b:26). Die sekerheid van vergewing word nie in die sakrament van die nagmaal gevind nie, en nog minder in die amp van die priester en/of predikant wat die sakrament bedien nie, maar slegs in die belofte van Christus – en dít moet geglo word (WA 1, 632–633; Luther [1518] 2006bd:28–32). Luther besef dat lidmate die vergewing van daadsondes makliker glo as die vergewing van 'doodsondes' (*peccatum mortale*), sondes waarvan 'n mens nie noodwendig bewus is nie, aangesien dit met vertrouensgebrek te make het. Vir die mens wat met hierdie onsekerheid worstel,

16.Twee gerespekteerde interpreteerders van Reformatoriese teologie maak nie gebruik van die woord 'regverdiging' nie, en vervang dit met 'sondevergewing'. In die Hervormde tradisie het Adrianus van Selms (2016:111–117) dit gedoen en onlangs het die befaamde Lutherse teoloog Reinhard Schwarz ([2015] 2016:237–262) dit ook gedoen.

17.Luther verduidelik: '*Sihe, solch gottlich tzusagung seyner gnade unnd vorgebung der sund heysst eygentlich Evangeli*[*um*]. *Und ich sage noch eyn mal und abermal, das du das Evangeli*[*um*] *ia nichts anders, vorstehist, denn: gottliche zusagung seyner gnade und vorgebung der sunde.*'

18.In Luther se eie woorde: '*arbitramur hominem iustificari per fidem. Haec est iusticia infinita, et omnia peccata in momento absorbens, Quia impossibile est, quod peccatum in Christo haereat, at qui credit in Christo, haeret in Christo, estque unum cum Christo, habens eandem iusticiam, cum ipso, Ideo impossibile est quod in eo maneat peccatum.*'

het Luther (WA 1, 633, 9–10; Luther [1518] 2006b:32) die volgende raad: '*De reliquis desperando/ seipsum cum fiducia/ in abyssum misericordie dei fideliter promittentis/ proiicere*'. [Wanneer iemand aan die oorblywende (doodsondes) twyfel, moet hy homself met vertroue in die afgrond van God se barmhartigheid werp; Hy wat die barmhartigheid getrou toesê].

## Drie gestaltes van geregtigheid en sonde

Naas die verduideliking van die begrip 'regverdiging' aan die hand van uitsprake oor sondevergewing, het Luther ook nog 'n ander strategie gevolg. Hy het die 'artikel van die regverdiging' ook binne drie samehange wat met geregtigheid en sonde te make het, verduidelik.

Volgens Luther is daar drie gestaltes van geregtigheid, aangesien daar drie gestaltes van sonde is. In 1518 bied hy (WA 2, 43–47; Luther [1518] 2006f:53–65) sy '*Sermo*[19] *de triplici iustitia*' ['Preek oor die drie gestaltes van geregtigheid'] aan waarin hy hierdie saak verduidelik. Luther se argument is dat die Nuwe-Testamentiese gedagte van 'God se geregtigheid' eers dán reg verstaan word wanneer dit op die regte gestalte van die sonde betrek word.

Die eerste gestalte van sonde, is sondes wat deur die wêreldse reg gestraf moet word, soos diefstal, moord en brandstigting. Ten einde regverdig te straf, word daar wette gemaak wat gepaard gaan met strafregtelike voorskrifte. Die geregtigheid wat hier ter sprake kom, is in die gestalte van loon en straf. Volgens Luther (WA 2, 43, 24–29; Luther [1518] 2006f):

> [*H*]et [*hierdie straf en beloning*] niks met diens aan God te make nie, maar met diens aan die self; dit is nie die geregtigheid van kinders nie, maar dié van slawe, en dit is nie [*die geregtigheid*] van Christene nie, maar dié van Jode en heidene, en Christene moet nie hierdeur aangetrokke voel nie, aangesien dit voortspruit uit vrees vir die straf of uit liefde tot eie voordeel, en nie uit liefde vir God nie. Derdens baar dit huigelaars, hoogmoediges van hart [*en*] aanmatigende regters oor ander.[20] (p. 54)

19.Onder '*sermo*' [*sermon* in Engels] moet die volgende verstaan word: 'n Preek in die vorm van 'n verhandeling waarin die basiese begrippe van die Christelike godsdiens verduidelik word. Dikwels neem dit die gestalte aan van 'n polemiese kontroversgeskrif – vergelyk Schilling ([2005] 2010).

20.Luther stel: '*Secundo non deo, sed sibi servit, nec est filiorum, sed servorum iusticia, nec est christianorum proprie, sed iudaecorum et gentilium nec Christiani ad eam sunt exhortandi, quia procedit ex timore poenae, vel amore commode sui, non amore dei. Tercio facit hypocritas, superbos mente cordis sui, temerarios iudices aliorum.*'

reflekteer oor die politieke uitdagings van sy tyd. Dit is opmerklik hoe hy die beginsels van *iustitia, clementia* en *humanitas* ontwikkel en toepas. Hy sou vir die res van sy lewe homself beywer vir geregtigheid en menslikheid.

Calvyn se verstaan van *humanitas* en *clementia* kan met een voorbeeld geïllustreer word: In sy *De Clementia* (OC V/I Col. 41)[84] stem Calvyn met Vopiscus saam dat *clementia* die belangrikste deug is, 'n teken van ware menslikheid (*humanitas*). Om waarlik mens te wees impliseer 'n deugdelike lewe, 'n lewe met integriteit waarvan medemenslikheid, barmhartigheid en genade deel is. Calvyn is van mening dat die mens waarlik mens is wanneer hy met redelikheid, maar ook met empatie teenoor die medemens optree. Dit geld vir die regter wat moet regspreek of vir die owerheid wat met menslikheid moet regeer. Rede en emosie sluit mekaar nie uit nie, inteendeel, dit is juis wat ons menslikheid definieer. Menslikheid (*humanitas*) beteken dat mense met sagmoedigheid, regverdigheid en barmhartigheid behandel moet word (Van Eck 1992:7).

Talle voorbeelde kan genoem word waar Calvyn die gedagtes wat hy in sy *De Clementia* weer later gebruik en verder ontwikkel (sien Backus 2003:15–24). In sy *De Clementia* ontwikkel Calvyn gedagtes oor geregtigheid (*aequitas*), die hoogste gesag (*summum ius*), die mens as sosiale wese, die drievoudige gebruik van die wet, die verhouding tussen gesinslede asook die gesag van konings en magistrate. Dit kom weer in verskillende variante in verskillende van Calvyn se latere publikasies na vore, veral in sy *Institusie.* Een voorbeeld (Backus 2003):

> In a similar fashion, Seneca is seen to serve as a point of departure for Calvin's account of the Christian state in *Institutes* 4.20.14. In *De clementia* 1.22, Seneca asserts that the prince or any head of state should keep in view the three aims of punishment (reform of criminals, example to others, protection of society) when cases of wrongs done to his citizens are put before him. (bl. 24)

Dit is duidelik dat Calvyn se *De Clementia* nie van sy latere teologiese werke losgemaak kan word nie. Inteendeel – dit vorm in baie gevalle die basis waarop hy in latere publikasies bou.

Calvyn het dit nie as 'reformatoriese teoloog' geskryf nie en tog was en is sy *De Clementia* van groot teologiese belang, veral in terme van die Christelike etiek en staatsbeskouing. Sy *De Clementia* toon duidelik dat Calvyn diep bewus van die sosiopolitieke problematiek van sy tyd was.

84.OC V/I Col. 41: '*Bene cohaeret orationis filum. In praecedentibus sic clementiam hominum naturae convenire disserebat, ut hominem non esse contenderet, qui non simul clementi esset ingenio, atque ad mansuetudinem propenso. Est enim clementia vere humanitas: cuius participem esse, nihil aliud est, quam esse hominem. Nunc quod propius est scopo, addit esse virtutem heroicam, sine qua imperare principes non possint: sicut Vopiscus ait, primam esse rerum dotem.*'

## Die *Psychopannychia*

Calvyn het as student met Nicolas Cop bevriend geraak. Cop was 'n seun van die persoonlike lyfarts van Frans I, die koning van Frankryk. Cop het aan die Franse hof opgegroei en was baie goed bevriend met die koning se suster, Marguerite de Navarre. Dit is moontlik dat Calvyn Frans I persoonlik geken het en daarom die vrymoedigheid gehad het om die voorwoord van sy *Institusie* aan hom te rig.

Op 01 November 1533 het Nicolas Cop sy intreerede as rektor van die Universiteit gelewer. Dit het gehandel oor Jesus se Bergrede (Matt 5–7). Hoewel daar aspekte van Luther se teologie in sy intreerede na vore gekom het (onder andere *sola fide* en die noodsaak van Kerkhervorming) was dit in werklikheid gematig met Roomse ondertone (McGrath 2007:65). Cop het in sy rede gebruik gemaak van Erasmus se *Paraclesis*, terwyl Erasmus juis aanvaarbaar was in Roomse kringe. Ten spyte daarvan het Cop se rede gesorg vir 'n groot opskudding en ontsteltenis. Die vermoede het ontstaan dat die nuwe rektor van die universiteit Lutherse sentimente het. Party het hom openlik beskuldig dat hy 'n ketter is.

Calvyn was sonder twyfel vertroud met die inhoud van Cop se intreerede. Twee oorspronklike manuskripte van die rede bestaan nog. Die een, hoewel onvolledig, is in die handskrif van Calvyn (McGrath 2007:65). Of hy help skryf het daaraan of net neergeskryf het wat Cop gedikteer het, is al dikwels bespreek. Cop is opgeroep om homself te verantwoord. Op advies het hy besluit om eerder Parys te verlaat. Binne twee weke is Cop uit sy amp ontslaan en vervang met Andreas de Gouveia van Portugal. Meer as 50 van Cop se ondersteuners is gearresteer en vervolg. Calvyn het ook besluit om Parys te verlaat.

Van Parys is Calvyn na Angoulême waar hy die geleentheid gebruik het om in sy ou vriend Louis du Tillet se biblioteek navorsing te doen (Cottret 2000:65; Dankbaar 1957:2528; Wendel 1978:42). Hy het in hierdie tyd van vals name gebruik gemaak wat daarop dui dat hy homself probeer beskerm het teen moontlike arrestasie en vervolging. Op daardie stadium was Du Tillet nog simpatiek gesind teenoor die hervormingsbeweging. Die vriendskap het later gespanne geraak omdat Du Tillet nie met die Roomse geloof wou breek nie.

Het Calvyn tydens sy verblyf in Angoulême die oorgang gemaak na die Kerkhervorming? Daar is redelike eenstemmigheid dat dit tussen 1533 en 1534 gebeur het. Wat het dit vir Calvyn beteken om na die Kerkhervorming oor te gaan? Vir Calvyn was dit die gevolg van grondige bekering, gehoorsaamheid aan Christus en die oortuiging dat God hom geroep het om in sy diens te staan (McGrath 2007:71).

Calvyn se 'bekering' is al dikwels bespreek en nagevors (vir 'n oorsig sien Lee 2004: 103–104). Daar is slegs enkele tekste wat ons tot 'n beperkte mate insig gee in Calvyn se

persoonlike geloofslewe en hoe hy sy eie geloof en bekering verstaan het. Die bekendste teks waar Calvyn oor sy bekering skryf, is die voorwoord van sy *Kommentaar op die Psalms*[85], daar skryf hy soos volg oor sy eie bekering wat vrylik soos volg in Afrikaans vertaal kan word:

> God, deur 'n bekering van bo, het my verstand aan Hom onderwerp en gelei tot leerbaarheid, wat verhard was ten spyte van my jeugdige ouderdom. Daardeur het ek 'n voorsmaak gekry van kennis en ware godsvrug. Ek is verteer deur die begeerte na meer kennis, gevolglik het ek my ander studies verwaarloos. (n.p.)

Calvyn gee in hierdie teks 'n baie spesifieke inhoud aan sy eie bekering, naamlik 'n 'bekering tot leerbaarheid'. Om 'n Christen te wees, beteken om te luister, om te onderskei wat God se wil is, om met jou oor naby die mond van die Here Jesus te leef. Bekering beteken dat jy Jesus Christus as leermeester het, na sy woorde luister en daarvolgens leef. Bekering impliseer dissipelskap, 'n leergierigheid. Luister, leer en doen lei tot ware lewe. Bekering het vir Calvyn ook beteken om homself van die Roomse leer en gebruik weg te keer. Die gevolg van sy bekering was die oorgang na die hervormingsbeweging. Na sy bekering en openlike oorgang na die Kerkhervorming, het Calvyn al sy aandag aan teologiese studie gegee (Wendel 1978:46–47). Hy het hom in die geskrifte van Luther, Melanchthon, Bucer en die kerkvaders ingegrawe. Hy begin om met Bullinger, Viret, Capito, en Bucer te korrespondeer. Reeds in sy eerste briewe was sy teologiese standpunte helder, op die man af en gesagvol.

Deur die loop van 1534, tydens Calvyn se verblyf in Angoulême, het hy aan die *Psychopannichia* [Slaap van die siel][86] gewerk wat handel oor die lewe na die dood (Tavard 2000:1). Calvyn vermeld dat hy dit op aandrang van vriende geskryf het (OC V/II Col. 169–170). In sy voorwoord[87] stel hy dit onomwonde dat hy nie gedink het dat dit nodig is om enige aandag te gee aan die gedagte dat die siel aan die slaap raak wanneer iemand

85.OC XXXI/1: Sien vertaling in Calvin, J., [1557] 1845, *Commentary on the Book of Psalms*, vol. 1, transl. J. Anderson, viewed 10 June 2016, from http://www.ccel.org/ccel/calvin/calcom08.titlepage.html

86.OC V/II: Calvin, J., [1534] 1866, '*Vivere apud Christum non dormire animis sanctos qui in fide Christi decedunt, quae vulgo Psychopannychia dicitur*', in G. Baum, E. Cunitz & E. Reuss (eds.), *Joannis Calvini opera quae supersunt omnia*, vol. V, pp. 166–232, Brunsvigae, C.A. Schwetsschke et Filium.

87.OC V/II: '*Quum mecum pridem nonnulli pii viri agerent, et subinde etiam instarent ut publice aliquid ederem, ad eorum intemperiem compescendam, qui de animarum vel dormitione, vel interitu, imperite simul ac tumultuose hodie disputant: nullis tamen hactenus nec precibus, nec flagitationibus cesseram. Adeo mihi ab omni contentionis génère abhorrebat animus. Et erat tum sane quod excusarem: partim, quia sperabam fore ut ineptum istud dogma statim, nullo subscriptore, evanesceret: aut certe inter pauculos nugatores delitesceret: partim, quod mihi minime expeditum erat cum iis manum conserere, qui starent ab adversis partibus: quorum nec castra, nec tela, nec subterfugia noveram.*'

sterf nie, want die idee is so belaglik dat hy van mening is dat dit vanself sou verdwyn. Verbasend genoeg het die 'babbelbekke' (*blaterones*) nie verdwyn nie maar van krag tot krag gegaan. Die woord wat Calvyn hier so spottend gebruik het gewoonlik verwys na diere wat vreemde geluide maak of voëls wat onophoudelik snater.

Calvyn het die eerste weergawe volledig verwerk tydens sy verblyf in Basel (1535–1536). Dit was betreklik kort, in Latyn geskryf en om verskeie redes is dit nie onmiddellik gepubliseer nie maar eers in 1542 in Straatsburg. 'n Tweede uitgawe het in 1545 in Genève verskyn. Al wat van die oorspronklike weergawe oorgebly het is die voorwoord wat Calvyn in 1534 geskryf het. Reeds in hierdie eerste teologiese werk van Calvyn blyk sy teenkanting teen die anabaptiste en hulle vreemde geloofsoortuigings asook die Roomse leer oor die vagevuur (Cottret 2000:78; Ganoczy 1966:74–78; Tavard 2000:4). Sommige van die anabaptiste het die oortuiging gehad dat die siel na die liggaamlike dood net slaap. Dit was ook 'n gedagte wat onder sommige van die geleerde mense van die tyd posgevat het. In die humanisme van die 16de eeu was die onsterflikheid van die siel 'n gewilde onderwerp van bespreking. In teenstelling met die filosofiese diskoers van sy tyd poog Calvyn om in sy *Psychopannychia* 'n Skriftuurlike uiteensetting van die lewe na die dood te gee (Tavard 2000:2).

In hierdie eerste van verskeie polemiese werke is die toon deurlopend krities en met sy vlymskerp intellek het Calvyn die wat in die slaap van die siel geglo het, bespotlik voorgestel. Hierdie vermoë van Calvyn om opponente se standpunte tot stof te vernietig het tot aan die einde van sy lewe by hom gebly en hom in baie kringe uiters ongewild gemaak (Cottret 2000:78). 'n Mens moet egter die konteks verstaan: Calvyn was deurlopend bewus van die moontlikheid dat die Kerkhervorming in ekstremisme sou verval. Daarom het hy somtyds buitengewoon skerp teenoor bepaalde standpunte gereageer.

In die *Psychopannychia* is dit duidelik dat Calvyn nie net worstel met die vraag of die siel saam met die liggaam sterf, na die dood slaap of met die dood die liggaam verlaat nie, maar dat hy ten diepste besef het dat dit om ons verstaan van tyd gaan. Wat is gister, en wat is vandag? Wat is ewigheid? Waar is die koninkryk van God wanneer breek dit aan en hoe gebeur dit dat die koninkryk van God in my bestaan? Dit is duidelik dat die jong Calvyn nog met fundamentele aspekte van die Christelike geloof geworstel het.

Tavard (2000:67–69) kom tot die gevolgtrekking dat Calvyn reeds baie vroeg 'n besondere verstaan van die ewige lewe gehad het. Die belangrikste hiervan is dat die gelowiges nou reeds deel het aan die ewige lewe. Hy spreek die versugting uit[88] (OC V/II Col. 194): 'As ons maar net, met die regte geloof, kon insien wat die koninkryk van God behels en dat dit reeds in die teenswoordige tyd in die gelowiges bestaan.' Die ewige lewe begin hier en nou vir die wat die evangelie van Jesus Christus aanhoor en dit glo. Die

88.OC V/II Col. 194: '*Utinam recta fide percipere possemus quale sit regnum Dei, quoti est intra fidèles, etiam dum hanc vitam vivunt. Nam simul facile esset intelligere, inchoatam vitam aeternam.*'

ewige lewe wat nou reeds bestaan word vir ’n oomblik onderbreek wanneer die persoon fisies sterf (*Si transitus factus est in vitam aeternam, cur eam morte interrumpunt?*). Die liggaamlike dood is en bly ’n misterie, iets wat die lewe van die gelowige vir ’n oomblik onderbreek.

In die verband gaan Calvyn in besonderhede in op die eksegese van Johannes 11:25–26 (OC V/II Col. 194 ev.) waar Jesus met die opwekking van Lasarus uit die dood sê: ‘Wie in My glo sal in alle ewigheid nooit sterf nie.’ Calvyn se argument is duidelik: Indien dit so is dat ons saam met Christus sterf en saam met Christus opstaan tot ’n nuwe lewe (Rom 6), dan het ons reeds met Christus een geword en as weergeborenes reeds deel aan die nuwe lewe. Die heerlike lewe saam met God is nie iets wat ver in die toekoms vir ons wag nie, maar het reeds in ons as gelowiges gerealiseer. Hieruit kan die gevolgtrekking gemaak word dat die siel nie sterf of slaap nie, maar in God leef. God gee lewe aan die siel soos die siel aan die liggaam lewe gee.

In hierdie tweede publikasie van Calvyn is sy eksegetiese vaardighede en teologiese insig weereens opmerklik. Alhoewel sy *Psychopannichia* nie baie aandag getrek het nie, is dit tog verdienstelik. Sy begrip van tyd en ewigheid en die duidelike besef dat die lewe saam met God nie eers na die dood begin nie maar nou reeds ’n werklikheid is, is fundamenteel belangrik en vandag nog net so relevant. Te veel mense meen dat die Christelike geloof gaan om ‘eendag saam met God in die hemel te wees’, terwyl Calvyn duidelik aantoon dat daardie vreugde, die gemeenskap met God, nou reeds bestaan.

## Die eerste uitgawe van Calvyn se *Institusie*

Die derde boek waaraan Calvyn in hierdie vroeë periode gewerk het, was die eerste uitgawe van sy *Christianae Religionis Institutio.*[89] Calvyn het die *Institusie* in Latyn geskryf. Die eerste uitgawe het in 1536 in Basel verskyn. Van die 1536 uitgawe van die *Institusie* bestaan daar nog sowat 20 gedrukte kopieë (Simpson 1984: xii).

Die tweede verwerking van die *Institusie* het in Straatsburg verskyn, die eerste keer in 1539 en daarna in 1543 en 1545. Die Latynse teks is verskeie keer verwerk en uitgebrei tot die laaste uitgawe wat in 1559 in Genève verskyn het. In totaal het daar 14 weergawes in Latyn en Frans van die *Institusie* verskyn. Dit het oor ’n periode van 23 jaar van ongeveer 90 000 woorde tot sowat 390 000 woorde aangegroei. Die Latynse teks is verskeie keer in Frans vertaal, waartydens Calvyn kleiner veranderinge aangebring het om die betekenis van die teks beter na vore te bring (Simpson 1984:xi). Die laaste Franse uitgawe van die *Institusie* is deur Benoit versorg en het in 1561 in Genève verskyn.

89.OC I / I: Calvin, J., [1536] 1863, ‘*Christianae Religionis Institutio* etc.’, in G. Baum, E. Cunitz, & E. Reuss (eds.), *Ioannis Calvini opera quae supersunt omnia*, volumen I, C.A. Schwetsschke et Filium, Brunsvigae.

Calvyn se doelstelling met die *Institusie* was pedagogies van aard, om die grondbeginsels van die Christelike geloof aan mense oor te dra. Die woord '*Institutio*' beteken 'onderrig' (kyk Van Wageningen & Muller 1921:485). Daarom is en bly die Afrikaanse en Nederlandse vertaling van die titel as '*Institusie van die Christelike Godsdiens*' totaal onbevredigend. Dit moes veel eerder 'Onderrig in die Christelike Godsdiens' gewees het. Calvyn was 'n toegewyde student van die Bybel en die bedoeling van sy *Institusie* was om aan die leser 'n handleiding te gee van hoe die Bybel gelees en verstaan kan word (Neuser 2001:3). Dit het 'n raamwerk gebied om basiese teologiese vraagstukke te hanteer, maar gefokus op die interpretasie van die Skrif (Van't Spijker 1990:143).

Calvyn het by die eerste uitgawe van die *Institusie* 'n voorwoord ingesluit wat hy aan koning Frans I gerig het. Simpson (1984:xiii) meen dat die voorwoord tot die 1536 uitgawe van die *Institusie* 'n meesterlike stuk werk is, 'n toonbeeld van klassieke retoriek en apologetiek wat steun op Calvyn se omvattende kennis van die vroeë kerkvaders se geskrifte. Calvyn wou by die koning van Frankryk intree vir sy vervolgde landgenote en Franse Hervormers. Die voorwoord is met elke daaropvolgende uitgawe van die *Institusie* onveranderd gelaat en verskyn in elke uitgawe.

Watter invloede is daar in Calvyn se eerste uitgawe van die *Institusie* te bemerk? Alhoewel Calvyn nie dikwels na Luther verwys het nie, is sy 1536 uitgawe van die *Institusie* sonder twyfel formeel en inhoudelik deur Luther se *Kleiner Katechismus* en Melanchthon se *Loci Communes* beïnvloed (Ganoczy 2004:9–15; Simpson 1984:xiv). Lang (1913:106) is van mening dat Calvyn in die eerste uitgawe van die *Institusie* soos 'n '*oberdeutscher Lutheraner*' klink. Inteendeel, die eerste uitgawe van die *Institusie* gee eerder die indruk van 'n kategismus, omdat Calvyn opeenvolgend die *Tien Gebooie*, die *Twaalf Artikels* en die *Ons Vader* behandel – inhoude wat destyds algemeen in kategismusse ingesluit is (vergelyk ook in die verband die *Heidelbergse Kategismus*).

Daarbenewens is die invloed die kerkvaders, veral Augustinus en Chrysostomos opvallend (sien Lange van Ravenswaay 1990:62–67). Calvyn verwys ook na Tertullianus, Cyprianus, Origines, Eusebius, Ambrosius, Hieronymus en andere. Veral die invloed van die Pauliniese genadeleer, soos deur Augustinus verwoord, is opmerklik. As mens in gedagte hou dat Calvyn in die periode voor 1535 hom besig gehou het met Augustinus se *De Civitate Dei*, is dit vanselfsprekend dat hy dikwels na Augustinus verwys (Lange van Ravenswaay 1990:57). Die beroemde openingswoorde van die *Institusie* (OC IX Col. 27), '*Summa fere sacrae doctrinae duabus his partibus constat: Cognitione Dei ac nostri*' herinner aan Augustinus se beroemde woorde in sy *Confessiones*, te wete *noverrim me, noverrim te*. Die kennis van God en die kennis van onsself is onlosmaaklik verbind.

Sommige van die gedagtes wat in die 1536 *Institusie* verwoord is, kry ons ook in die voorwoord (Opera Calvini IX, Col. 799–822; Calvin ([1535] 1870) wat Calvyn in dieselfde tyd vir Olivétanus se Franse vertaling van die Bybel geskryf het. Die vertaling het in 1535 in Neuchâtel verskyn. Pierre Robert d'Oliviet (Olivétanus) was ook van Noyon afkomstig

en ’n neef van Calvyn (Neuser 2001:2). Olivétanus se vertaling was ’n substansiële verwerking van die vertaling van Jacques Lefevre d’Etaples wat in 1530 in Antwerpen verskyn het.

In sy voorwoord tot Olivétanus se Bybelvertaling vind ons teologiese begrippe en gedagtes wat ook in die 1536 *Institusie* na vore kom (Neuser 2001:3–4). Soos gepas sou wees in ’n voorwoord tot ’n uitgawe van die Bybel, gee Calvyn ’n oorsig van God se heilshandelinge sedert die skepping tot met die koms van Christus. Dit was bedoel om die leser van die Bybel in te lei tot ’n bepaalde verstaan van die Bybel, ’n soort riglyn om die Bybel sistematies te lees en te verstaan. Neuser (2001) verdeel die voorwoord se struktuur soos volg:

> Deel I. How our Lord Jesus Christ is the end (and fulfilment) of the law.
>
> Deel II. The sum total of all that one has to seek in the Holy Scripture.
>
> Deel III. Admonitions. (bl. 4–5)

Calvyn se voorwoord tot Olivétanus se Bybelvertaling is logies gestruktureer. Hy behandel die skepping, die wet en die profete en dan die koms van Christus. Daarna behandel hy belangrikste Nuwe Testamentiese begrippe. In die derde deel behandel Calvyn die praktiese implikasies daarvan vir die Christenmens. Calvyn se teologiese vertrekpunt is Christosentries. Wanneer ons die Bybel lees doen ons dit met een doel voor oë, om die Here Jesus te leer ken. Daarom begin hy die voorwoord met ’n baie spesifieke groet aan die lesers: ‘Aan almal wat Jesus Christus en sy evangelie liefhet, groete’ (OC IX Col. 791: ‘*A tous amateurs de Iesus Christ et de son evangile, salut.*’ Die hart van Calvyn se argument kan saamgevat word in die volgende (sien OC IX, Col. 811):

> Or puys que vous avez entendu que L’évangile vous présente Iesus Christ auquel toutes les promesses et graces de Dieu sont accomplies, et vous declaire qu’il a esté envoyé du père, est descend en terre, a conversé avec les hommes, a parfaict tout ce qui estoit de nostre salut, comme il avoit esté predict en la loy et aux prophètes: Il vous doibt estre trescertain et manifeste que les thresors de paradis vous y sont ouverte, et les richesses de Dieu desployées, et la vie éternelle révélée. [*Dus, wanneer jy hoor dat die evangelie Jesus Christus is in wie al die beloftes van God vervul is; en wanneer verkondig word dat Hy deur die Vader gestuur is, dat Hy aarde toe gekom het om alles wat ons vir ons verlossing nodig het volmaak te openbaar, soos vooruit aangekondig in die Wet en Profete – dan moet dit vir jou (die Bybelleser) duidelik en seker wees dat die skatte van die Paradys deur die evangelie vir jou geopen word; dat die rykdom van God ten toon gestel word en dat die ewige lewe self (aan jou) geopenbaar is.*] (n.p., [*outeur se vertaling*])

Neuser (2001:13) kom tot die gevolgtrekking dat Calvyn nie probeer het om ’n *Heilsgeschichte*-skema te ontwikkel nie. Soortgelyk aan wat Paulus in sy preke en toesprake doen, probeer Calvyn die leser te oortuig dat God met die mens op pad is en dat God se handelinge die mens se redding en verlossing in die oog het. Sentraal in hierdie handelinge van God is die beweging vanaf Israel na die totale mensdom.

In die 1536 uitgawe van die *Institusie* herhaal Calvyn baie van die gedagtes wat hy in die 'Voorwoord' tot Olevitanus se Bybelvertaling aangebied het. Hy volg egter 'n ander struktuur: Hy begin met (1) uitleg van die Tien Gebooie, (2) uitleg van die Twaalf Artikels, (3) uitleg van die Here se gebed (Ons Vader), (4) die sakramente, en (5) Christelike vryheid en die verantwoordelikhede van die owerheid. Talle kategismusse wat in die tyd ontstaan het, het dieselfde struktuur gevolg. Dit is dus uit die struktuur reeds duidelik dat Calvyn se motief met die opstel van die *Institusie* kategeties van aard was, ter opvoeding van die elke gelowige. Die *Institusie* was 'n opvoeding of onderrig in die ware Christelike leer. Alhoewel Calvyn die *Institusie* oor tyd heen viervoudig uitgebrei het, was sy basiese motief steeds dieselfde: Dit moes gelowiges help om die evangelie beter te verstaan en die Bybel met groter insig te lees.

## Slotwoord

Dit bly merkwaardig dat Calvyn reeds as jong man omvangryke teologiese werke kon publiseer. Sy vroeë werk vertoon 'n bepaalde groei in volwassenheid, goeie teologiese insig sowel as 'n sensitiwiteit vir sosiopolitieke vraagstukke. Sy publikasies word gekenmerk deur 'n diep gewortelde spiritualiteit waarin Christus sentraal staan. Uiteindelik gaan dit vir hom om een saak: Om Christus werklik te ken. In Christus het God die rykdom van sy genade aan ons geskenk.

Cottret (2000:111) kom tot die gevolgtrekking dat die jeugdige Calvyn oor 'n verbasende kennis van die kerkvaders en taalvaardigheid beskik het. Die jare van toegewyde studie het resultate gelewer. Maar meer as dit: Calvyn het met 'n '*profundis original*' teologie vorendag gekom wat hy met die verloop van tyd verder uitgebou het. Calvyn het nie bloot Luther nagepraat nie, maar die Bybelse beginsels op 'n unieke en oorspronklike wyse vir sy lesers aangebied. Die publikasie van die 1536 *Institusie* was 'n liminale gebeure vir Calvyn. Dit was die historiese breuklyn waar hy 'n onsekere en jeugdige ingesteldheid agtergelaat het en vir die evangeliese Christene van sy tyd, wat soekend was na 'n goed geformuleerde uiteensetting van die Christelike geloof (McGrath 2007:76), 'n grondige uiteensetting van die grondbeginsels van die Christelike geloof kon gee. Daarmee het hy homself gevestig as die leier in die Switserse en Franse Kerkhervorming.

## Opsomming: Hoofstuk 3

Gedurende 2017 herdenk Lutherse en Calvinistiese kerke die Kerkhervorming wat 500 jaar gelede plaasgevind het. Hierdie hoofstuk fokus op Johannes Calvyn se eerste publikasies, dit wil sê publikasies wat verskyn het voordat hy met sy bediening in Genève begin het. Die fokus val op die drie belangrikste publikasies in hierdie periode, te wete sy

'Kommentaar op Seneca se *De Clementia*', die '*De Psychopannychia*' en die eerste uitgawe van sy '*Christianae Religionis Institutio*'. In hierdie eerste drie publikasies is 'n jeugdige Calvyn aan die woord. Ten spyte daarvan is die publikasies omvangryk en is dit duidelik dat Calvyn vroeg in sy lewe oor omvangryke kennis en insig beskik het. Die vroegste publikasies word somtyds as van minder belang geag. In hierdie bydrae word die stelling gemaak dat die publikasies van groot belang is omdat Calvyn talle van die gedagtes wat later in sy werke na vore kom, reeds in sy vroeë werke aan die orde gestel het.

Hoofstuk 4

# Calvin, Van Lodenstein and Barth: Three perspectives on the necessity of church reformation

Wim A. Dreyer
*Department of Church History and Church Polity*
*Faculty of Theology*
*University of Pretoria*
*South Africa*

**Research Project Details**
**Project Leader**: W.A. Dreyer
**Project Number**: 77370920
**Project Description**: This research is part of the research project, 'History of Reformed theology and theologians', directed by Dr W. Dreyer, Department of Church History and Church Polity, Faculty of Theology, University of Pretoria.

## Introduction

A quick search on the internet reveals a plethora of reformed theologians, churches and organisations using the term *ecclesia semper reformanda.* Some regard it as important as other reformed adages such as *sola scriptura, sola gratia* and *sola fidei.* It is also clear that there

How to cite: Dreyer, W.A., 2017, 'Calvin, Van Lodenstein and Barth: Three perspectives on the necessity of church reformation', in 'Nadenke oor 500 jaar se Reformatoriese teologie', *HTS Theological Studies/Teologiese Studies*, suppl. 11, 73(5), a4508. https://doi.org/10.4102/hts.v73i5.4508

are diverse opinions on what it might mean. Van Ruler (1965:29), with reference to *semper reformanda*, wrote that it is a deeply contestable slogan and that the church should rather pray 'save us from another Luther!' (Koffeman 2015:1of 5). Darrell Guder (2000) wrote:

> The reformed tradition emphasizes that 'the church once reformed is always in the process of being reformed according to the Word of God.' The phrase *ecclesia reformata secundum verbi Dei semper reformanda* is used a great deal in North Atlantic Reformed circles these days, probably because of the crisis in which most of these churches find themselves. (p. 150)

He is very critical of churches in the United States of America (USA) that are continually restructuring and believes that it is actually church reformation.

This contribution looks at the question whether church reformation is necessary. This is done by looking at three texts from different periods. In all three one gets the feeling of crisis, of urgency and the need for church reformation but it is articulated differently, both theologically and practically. Firstly, this contribution examines the first section of John Calvin's (Calvin [1543] 1867:457–534) *De necessitate reformandae ecclesiae* of 1543, that highlights the most important reasons why Calvin was convinced that the reformation of the church was necessary. Secondly, Jodocus van Lodenstein's ([1672] 1739) *Beschouwinge van Zion,* and thirdly Karl Barth's (1947) *'Die Botschaft von der freien Gnade Gottes'* will be discussed. In conclusion, the necessity of church reformation from a contemporary perspective will be addressed.

## John Calvin: *De necessitate reformandae ecclesiae*

The Fourth Imperial Diet of Speyer was called together on 20 February, 1544 by Emperor Charles V. Charles called the meeting because he was planning war against France. He needed the support of the Lutheran princes, many of them were members of the Schmalkaldic League. He received their support by granting them concessions and almost completely abandoning his Catholic position, disregarding the wishes of Pope Paul III. The pope was not impressed with the emperor's soft approach towards the Lutherans.

Knowing that the 1544 Diet of Speyer would address church matters, Calvin used the opportunity to air his views on the necessity of church reformation. Towards the end of 1543, Calvin addressed an open letter to the emperor under the heading *'Supplex exhortatio ad invictiss. Caesarem Carolum Quintum et illustrissimos principes aliosque ordines',* better known and published in *Opera Calvini* under the heading '*De necessitate reformandae ecclesiae'*.[90] Calvin wrote the letter because Martin Bucer asked him to present the emperor with a defence of the reformation movement.

90.Calvin, J., [1543] 1867, '*De necessitate reformandae ecclesiae*', in G. Baum, E. Cunitz & E. Reuss (eds.), *Ioannis Calvini opera quae supersunt omnia*, vol. VI, Col. 457–534, C.A. Schwetsschke et Filium,

Calvin's open letter is an attempt to convince the Emperor of the weak position in which the church found itself, that it was in dire need of remedy and the Emperor had an important role to play in the process of reformation. With this in mind the text of the open letter is divided into three sections. Calvin ([1543] 1867) formulates it as follows:[91]

> First, I must briefly enumerate the evils which compelled us to seek for remedies.
>
> Secondly, I must show that the particular remedies which our people [*the reformers*] employed were apt and salutary. Lastly, I must make it plain that we were not at liberty any longer to delay putting forth our hand, inasmuch as the matter demanded instant amendment. (n.p.)

In this contribution only the first two sections are discussed, because it is well structured and the arguments presented are of utmost importance. In the third section Calvin focused on the urgency of church reformation in which he comes to the conclusion that church reformation is necessary, supported by some additional arguments. In this contribution, the focus is on sections one and two, which is sufficient to give us a clear view of Calvin's theological arguments and his understanding of church reformation.

## The evils which beset the church

Calvin starts out by underlining the two main issues at stake: The *first* pertains to the mode in which God is duly worshipped, and, *secondly,* the source from which salvation is to be obtained.[92] Of secondary importance, building upon the first two, are the sacraments and the form of church governance. Calvin defines the true worship as obedience and sanctification which necessarily include prayer. These are taught by the Holy Spirit and Holy Scripture and should be the basis of universal piety.

(footnote 90 continues...)
Brunsvigae. In this contribution it will be cited as OC VI with the column (Col.) number. The original Latin in footnotes will be translated in the text.

91.Calvin (OC VI Col.459) writes: '*Quanquam expediri hoc non potest, quin tria simul complectar. Nempe ut vitia breviter commemorem, quae nos ad quaerenda remédia impulerunt. Deinde, ut de remediis ipsis, quae a nostris hominibus sunt adhibita, quam apta fuerint et salutaria, disseram. Postremo ut planum faciam, quam non licuerit suspensa manu ulterius differre, quum res praesentem emendationem flagitaret (author's translation*).'

92.Calvin (OC VI Col. 459) writes: '*Si quaeritur, quibus potissimum rebus stet christiana religio inter nos, suamqùe veritatem retineat, has duas non modo summum locum occupare certum est, sed reliquas etiam omnes parités, adeoque totam vim christianismi sub se comprehendere: ut rite colatur Deus, ut unde salus sibi petenda sit, noverint homines*.'

However, Calvin argues, worldwide it had become evident that God has been robbed of more than half of his glory as the sole source and teacher of true worship, by distributing divine qualities and functions among *the saints*.[93] Calvin argues that praying through any saint who strikes one's fancy, constitutes robbery. It robs Christ of his status as sole mediator and it robs the believer of the promises and blessings when praying through the true mediator. This becomes clear when it is observed that men worship statues and images with the same adoration they would approach God himself.[94]

After denouncing the veneration of saints, Calvin turns to the deformation of the *ceremonies* through all sorts of Judaist, puerile and heathen influences. The Word of God is the sole norm to be used in discerning what true worship is or what is false and a deviation from what God requires. Divine worship, according to Calvin, has become nothing but mere corruption of God's will.[95] The artificial, fictitious and superfluous ceremonies are an abomination in the eyes of God.

Turning to the second main issue of Christian doctrine, Calvin explains that the *knowledge of the source of our salvation* has to pass through three stages.[96] The first is our knowledge of our own wretchedness; the second is a true knowledge of Christ who is our only priest who reconciled us with God; thirdly the solid faith and assurance that in Christ we possess eternal life. The threefold structure of our knowledge of salvation strongly reminds us of the structure of the Heidelberg Catechism (1563), which we know used many Lutheran and Calvinist sources.

The knowledge of our salvation is fundamentally linked to the question of *original sin*. The reductionism evident in limiting original sin to bodily lusts, leads to two errors: Firstly, people believe by avoiding bodily lusts their works deserve more respect than those of Christ; secondly it leads to continual doubt of our own salvation. With reference to Romans 4:14 Calvin points out that these errors annihilate all confidence in the promises of God.[97]

93.Calvin (OC VI Col. 461) writes: '*Verbo quidem, bonorum omnium gloriam concedunt Deo, sed re ipsa eum, vel dimidia, vel maiori parte spoliant: quum eius virtutes inter sanctos partiuntur*.'

94.Calvin (OC VI Col.462) writes: '*Iam de adoratione quid dicam? Quidquid reverentiae exhibere volunt homines Deo, ad non id illi in statuis et imaginibus exhibent*'

95.Calvin (OC VI Col. 464) writes: *'Quum autem verbum Dei notam esse dixerimus, quae verum eius cultum a vitioso pravoque discernat, inde colligere promptum est, totam colendi Dei formam, quae hodie mundo est usitata, nihil quam meram esse corruptionem*.'

96.Calvin (OC VI Col. 464) writes: '*Alterum christianae doctrinae praecipuum membrum in eo posuimus, dum agnoscunt homines, ubinam salutem quaerere debeant. Porro salutis nostrae cognitio tres habet gradus*.'

97.Calvin (OC VI Col. 466) writes: '*Quorsum autem ilia haesitatio, quam hostes nostri a suis discipulis requirunt nisi ut tota promissionum Dei fides evanescat? Ratiocinatur Paulus, evanuisse fidem, abolitas esse promissiones, si ex lege sit haereditas*' (Rm 4:14).

After discussing worship and the knowledge of salvation in principle, Calvin turns to *the sacraments*. He is of the opinion that ceremonies devised by men were ranked the same as the mysteries instituted by Christ. The seven sacraments are contrary to Scripture, as Christ instituted only two, the others rest on mere human authority.[98] What Christ commanded to be done, and in what order, is perfectly clear from Scripture. But in contempt of Christ, a theatrical exhibition replaced the Holy Supper, for there is little resemblance between the Roman Mass and the true supper of our Lord by turning it into a sacrificial rite. Furthermore: The priest separates himself from the congregation and 'devours' what is supposed to be celebrated and eaten by the congregation of believers. Another example: The faithful are made to pay for attending Mass, and in various districts it is openly advertised what the price of Mass would be, as in an open market.[99]

In terms of the *ecclesial governance and offices*, Calvin is of the opinion that the offices of Roman bishops, priests and pastors for many years had no semblance to what the apostle Paul required of a true pastor, that is, the edification of the body of Christ through the proclamation of sound doctrine. One in a hundred bishops still regarded teaching as an important part of their office. This was mainly due to the perception that a bishopric is nothing more than a secular principality. Very little is seen of the spiritual governance under the headship of Christ or the kingdom of God. Even more, the practice of celibacy had turned into a horrifying 'whoredom' which is not concealed, but openly practiced.

In summary, Calvin described the 'evils' which threatened the very existence of the church as those pertaining to the true worship and sound doctrine which presented themselves plainly in the veneration of saints, corrupted ceremonies, the seven sacraments, ecclesial governance and a fundamental misunderstanding of original sin and salvation.

## Remedies employed for the correction of evils

In his open letter, he draws Emperor Charles V's attention to the fact that the only reason why they (the reformers) acted the way they did, was to benefit the church in some way

98.Calvin (OC VI Col. 467) writes: '*Quantum ad sacramenta pertinet, primum eodem loco habita sunt mysteiïa a Christo instituta, et excogitatae humanitus caeremoniae. Septem enim sacramenta, sine alio discrimine, recepta fuerunt: quorum duo tantum mandaverat Christus, alia non nisi hominum autoritate fundata erant.*'

99.Calvin (OC VI Col. 469) writes: '*Haec vero communis omnium profanatio, quod ad foedam nundinationem perinde sunt exposita, ac si non alio fire instituta forent, quam ut quaestui serviant. Neque vero eiusmodi est nundinatio, quae clam aut verecunde tractetur: sed palam exercetur, non secus atque in foro mercatorio. Scitur, quanti singulae missae in quaque regione veneant. Aliis etiam constitutum est suum pretium. Denique templa, si quis bene expendat, nihil a meritoriis tabernis differunt: et nullum est sacrorum genus, quod non illic prostet venale.*'

to 'ameliorate in some degree the very miserable condition of the church.'[100] The first 'remedy' Calvin mentions, are the confessions the reformers presented to the authorities. The confessions give a clear exposition of true Christian doctrine and were a great service to people all over the world, because they stirred them from the slumber of ignorance. All controversies, Calvin makes clear:

> [*C*]oncerning doctrine relate either to legitimate worship of God or to the ground of salvation. As to the former, unquestionably we do exhort men to worship God neither in a frigid nor a careless manner.[101]

Following the same structure as in the first section where Calvin discussed the evils which endangered the church, he explains the changes which took place in reformed worship, placing the emphasis on preaching:

> In our churches, only God is adored in pious form without superstition; since his goodness, wisdom, power, truth, and other perfections are there preached more fully than anywhere else; since he is invoked with true faith in the name of Christ, his mercies celebrated both with heart and tongue, and men constantly urged to a simple and sincere obedience.[102]

Preaching was the most powerful and important instrument by which the reformers sought to reform the church, by changing people's understanding of the gospel and the way they lived *coram Deo.* True worship fostered true faith, the eradication of superstitious veneration of saints and relics which is idolatry. Instead of wandering perpetually in the labyrinth of human wisdom, people could now worship God in truth and in spirit.[103]

Turning to prayer per se, Calvin points out that:

> [*T*]here are three things which we have corrected. Discarding the intercession of saints, we have brought men back to Christ, that they might learn both to invoke the Father in his name, and trust in him as Mediator; and we have taught them to pray, first, with firm and solid

100.Calvin (OC VI Col. 473) writes: '*sed ut appareat, non alio spectasse nostra studia, nisi ut status ecclesiae ex pessimo saltern aliquanto melior fieret.*'

101.Calvin (OC VI Col. 674) writes: '*Atque ut redeamus ad illam ante a nobis positam divisionem: omnes, quae inter nos sunt de doctrina controversiae, vel ad legitimum Dei cultum, vel ad certam salutis nostrae fiduciam pertinent. Certe ad colendum Deum, neque frigide, neque negligenter hortamur homines.*'

102.Calvin (OC VI Col. 474–475) writes: '*Quum ergo adoretur in ecclesiis nostris unus Deus puro ritu, et absque ulla superstitione, quumeius bonitas, sapientia, potentia, veritas et reliquae virtutes uberius, quam alibi usquam praedicentur, quum vera fide invocetur in Christi nomine, quum celebrentur eius beneficia et animis et linguis, quum ad simplicem sinceramque eius obedientiam perpetuo revocentur homines.*'

103.Calvin (OC VI Col. 479) writes: '*quam simpliciter Deum colere in spiritu et veritate.*'

> confidence, and, secondly, with understanding also, instead of continuing as formerly to mutter over confused prayers in an unknown tongue.[104]

With reference to the apostle Paul (Rm 10:14) prayer should flow from faith which is built on the promises of God which we find in his Word. The Word of God is the foundation of all prayer. Such prayer, in the name of Christ as the only true mediator, has great power. It is clear from Calvin's arguments that true worship (like prayer in the name of Christ) flows from true doctrine (the knowledge of salvation, Christ as only mediator).

The question of language in worship: Calvin rejects the notion that it is an affront to God to address him in a vulgar tongue and not in Latin. It is also at this point that Calvin finds it necessary to attend to the phenomenon of glossolalia. He condemns this in the strongest terms, using the words of the apostle Paul in 1 Corinthians:

> There seems, as I lately observed, something monstrous in this determination to hold converse with God in sounds which fall without meaning from the tongue. Even if God did not declare his displeasure, nature herself, without a monitor, rejects it. Besides, it is easy to infer from the whole teaching of scripture how deeply God abominates such an invention. (v. 14)[105]

Still following the structure of the first section, Calvin turns to doctrine and the remedies the reformers had implemented. He starts out with a long discussion of original sin, free will, good works and Augustine's views and then turns to the question of justification through faith. The ground of our justification is that God reconciles us to himself, not based on our good works but solely through Christ alone. This is the clear and uniform doctrine of Scripture as witnessed by the law and the prophets (Rm 3:21). The fact that God looks at us as if we have no sin and adopts us as his children, is based solely on the salvific work of Christ and the grace of God (CO 6:480–487).

Moving on to the question of the sacraments (OC VI Col. 487), Calvin points out that the celebration of the sacraments was restructured in accordance with Scripture. This included reducing the number of sacraments to only two and removing superfluous and useless additions. The main issue, Calvin explains, are the questions of (1) the efficacy of the

104.Calvin (OC VI Col. 479–480) writes: '*In oratione tria correximus. Nam et sanctorum intercessione valere iussa homines ad Christum revocavimus: ut tum in illius nomine patrem invocare, tum eo mediatore niti discerent; et ipsos docuimus, primum cum splida firmaque fiducia, deinde etiam cum intelligentia orare: quum ante confusas preces lingua incognita demurmurarent.*'

105.Calvin (OC VI Col. 482) writes: '*Hoc quidem iam portenti simile, ut nuper dixi, colloquium cum Deo habere velle inani linguae sonitu. Hoc etiam si sibi displicere Deus ipse non testetur, natura, sine alio monitore, respuit. Praeterea ex tota scripturae doctrina iudicare promptum est, quantopere talem fictionem abominetur Deus.*'

sacraments[106] and (2) whether the Lord's Supper should be regarded as a sacrificial rite. Contrary to scholastic theology, Calvin rejects the notion that the efficacy of the sacraments is to be found in the visible signs of the sacraments. The sacraments are effective through Christ alone. In other words: It is not about the visible bread or wine or water, but about the real body of Christ through which we receive salvation. He points out that the reformers remedied the situation by removing all ceremonial practices which would point to the Lord's Supper as a sacrificial rite and banishing the fiction of transubstantiation.[107] To this end, Calvin says, the people were carefully educated about the importance, efficacy, meaning and advantages of celebrating the sacraments. In short – proper catechesis. Participation in the sacraments should be based on sound faith and true knowledge of the source of our salvation.

In terms of church governance, the remedy instituted by the reformers was the strict requirement that every person called to ministry should also teach. The pastor is not an *officium*, rather a *ministerium*. Being called as a minister does not imply an important position but rather a life of dedication and service to God, his Word and his flock. Calvin rejects any form of privilege associated with the bishops. He also points out the strict requirements to be allowed for ministry, also contra the common spectacle of dirty, ignorant and uneducated priests who were supposed to live a life of celibacy, but didn't. Because Christ is the only head of the church, being a pastor could never be about privilege, power or financial gain (OC VI Col. 490–497). He also rejects confession as a cruel torture of the conscience and a practice which gave priests undue power over their flock. It is enough for the believers to gather in a Sunday service and publicly confess their sins as part of the liturgy.

## Concluding remarks on Calvin's understanding of church reformation

In the last section of the open letter to Emperor Charles V, Calvin turns his attention to the emperor and the princes to consider the urgency of the matter. They had an important role to play, for the divisions had turned into violence. Calvin points out the potential of further conflict and pleads that the princes should not act too harshly without considering what had been presented to them. With reference to the example set by the just kings in the Old Testament, the princes should ensure that the proper and true worship and doctrine were to be maintained in their territories.

106.Calvin (OC VI Col. 488) writes: '*Praeposteram quoque fiduciam tollere studuimus, quae in externa actione defixa in Christum minime respiciebat. Ita enim, tam in scholis quam in concionibus, signorum efficaciam extulerunt, ut homines ad Christum non dirigendo visibilibus elementis confidere docerent.*'

107.Calvin (OC VI Col. 489), writes: '*Ad transsubstantiationis commentum, ad morem item custodiendi et gestandi panis damnandum, maior nos impulit nécessitas.*'

